


# WAT 'N WOLHAARSTORIE!

Darem nie regtig nie, want dié mense is ernstige 'furries', wat hulle as 'n dier uitleef in snoesige pakke

Deur **HILDA VAN DYK** Foto's: **DINO CODEVILLA** en **PAPI MORAKE**

SY IS nie 'n katjie wat jy sonder handskoene moet aanpak nie, word jy sommer gou gewaarsku. Veral nie wanneer sy die dag haar katpak aantrek nie, want dan word sy 'n leeu.

Wie is sy? Wel, in haar katgedaante is sy Sudan, haar fantasiekarakter wat sy self geskep het. Wanneer sy nie in karakter is nie, is sy 'n Pretoriase polisiebeampte wat onder meer met reeksmoordsake werk. Haar regte naam wil sy nie noem nie.

"Ek het 'n baie ernstige werk," verduidelik sy. "Maar hier kan ek net ontspan. Wanneer ek my masker aanhet, is ek 'n leeu. Dan is ek nie meer 'n polisiebeampte nie. Ek is een van daardie bliksempies met wie jy nie moeilikheid soek nie."



Klink dit soos 'n wolhaarstorie? Moenie glo nie, want Sudan is maar net een van 43 furries wat onlangs by 'n bestemming buite Pretoria saamgetrek het. Daar was wolwe, tiere, jakkalse en selfs 'n rendier. En dis 'n liefderike diereryk dié, want hulle streel mekaar heeltyd saggies met hul naels, pote of hoewe.

Furries is 'n internasionale verskynsel. Dis mans en vroue wat vir hulself 'n dierepersoonlikheid ontwikkel en dit dan uitleef in dierepakke.

Furries word deur die samelewing misverstaan, vertel 'n Johannesburgse ondernemer. In karakter is hy Yukon (34), half-poolhond, half-wolf. "As jy op die internet soek, sien jy heel eerste al die sleg van die furries-gemeenskap. Daar is 'n persepsie dat dit 'n klomp perverse mense is en 'n gemeenskap wat op seks gegrond is. En dit is nie," sê hy.

As Yukon kan hy van 'n vry, avontuurlike lewe in die wildernis dagdroom, "nes ander mense wat hulle verbeel hulle is superhelde".

Haar karakter is darem nie net tande en kloue nie, vertel die leeuwyfie Sudan. "Ek het ook 'n sagte kant, waar ek my familie wil versorg en beskerm. My karakter is 'n groot deel van wie ek is."

VAN die 43 furries hier byeen op die plaas – waar meer konvensionele pret soos verjaardagpartytjies en kwadfietsritte gewoonlik aangebied word – is sewe internasionale furries van Amerika, Oostenryk en Switserland. Die res is Suid-Afrikaners.

Onder hulle is lektore, onderwysers, polisiebeamptes, rekenaarprogrammeerders en rekenmeesters. Sommige verkies om nie hul ware name te noem nie – net hul fantasiekarakters s'n.

Hulle swaai hul heupe wanneer hulle stap sodat hul sterte net so swaai. Dis 'n geblaf en gegrom en getjank en geproes soos elkeen sy dierekarakter naboots. Wanneer speletjies gespeel word, hardloop van hulle "op vier pote" rond. Ander krap mekaar op die bors of rug.

Een uitsondering in dié "trop" is Jako Malan (36), 'n rekenaarprogrammeerder van Bellville. Hy stap in sy gebleikte ou weermaghoedjie rond en rook pyp terwyl hy die manewales bekyk. Hy verdui-



LINKS: Heinrich van Rooyen het sy wolfpak spesiaal in Londen laat maak, terwyl Ryno Lombaard sy uitrusting self gemaak het. HEEL LINKS: Heinrich as sy alter ego, Ironwolf Tempest.



HOOFFOTO: Furries van oor die land heen en selfs 'n paar van oorsee het onlangs buite Pretoria vir hul jaarlikse saamtrek bymekaargekom.



LINKS: Die furries speel 'n potjie uno saam. INLAS: Rags Wox (links), Vidan en Ironwolf Tempest (regs) ontspan by die kroeg en geniet 'n biertjie.



delik hy is van die soort furries wat nie dierepakke dra nie. Maar in sy vrye tyd skryf hy stories waarin hy aan dierekarakters menslike eienskappe gee. Hy is al in die furry-gemeenskap vir sy werk vereer.

"Dis moeilik om te verduidelik. Dis iets waarmee jy gebore word," sê Jako. "My vrou snap dit nie."

Sudan laat weer hoor: "Ons is mense wat nooit grootgeword het nie. Ons het nie ons kinderlike verwondering verloor nie. Maar soos die meeste *geek* stokperdjies is dit nie sosiaal aanvaarbaar vir grootmense om soos diere aan te trek en pret te hê nie," sê sy.

"Ek is 38 en hou nog daarvan om na strokiesprente te kyk. Mense verstaan nie jy kan ouer en steeds kinderlik wees nie."

By die kroeg sit 'n man in 'n *onesie* wat soos 'n kruising tussen 'n wolf en 'n jakkals lyk. Hy teug aan 'n bier terwyl hy na die karakters om hom kyk.

"Daardie ou se poolhondpak maak my jaloers. Dit was die eerste keer dat hy 'n pak gemaak het en kyk hoe ongelooflik lyk dit. Dit laat myne baie sleg lyk," sê hy.

"Ek het 14 koppe by die huis, koppe wat ek begin maak en net gelos het, want ek kry dit net nie reg nie. Ek is baie jaloers."

Hy sit sy hande in die handskoenpote wat aan sy pak se moue vasgewerk is, vat nog 'n sluk bier en maak 'n klou.

Sim, een van die Amerikaners, bestel 'n brandewyn-en-Coke. Sy luiperdstert swaai agter hom.

Elkeen van die furries het 'n ander verduideliking vir hul wollerige dierepassie.

Ryno Lombaard (23) van Krugersdorp is dol daaroor om die uitrustings te maak. Hy studeer om 'n geoktrooieerde rekenmeester te word, maar wanneer hy die kans kry, is hy met die naaldwerkmasjien doenig.

"Voor ek 'n furry-uitrusting die eerste keer gesien het, het ek in my lewe nog nooit naaldwerk gedoen nie. Ek wou toe so 'n uitrusting hê, maar niemand in Suid-Afrika kon dit maak nie."

Hy het aande by sy ouma Lenie Booysen omgesit om naaldwerk te leer doen voor hy sy eerste pak begin maak het.

"Elke uitrusting het sy eie ontwerp en detail. En elke klein detail is eie aan jou. Ek het 'n merkie in my regteroog. My karakter het ook so 'n merk in sy oog," vertel hy trots.

Heinrich van Rooyen (25), 'n sjef van Pretoria, se wolfgesig het weer 'n merk op sy wang. Net soos hy. Dié wolwepak het hy spesiaal in Engeland laat maak. Dis sy alter ego, sê Heinrich.

"Wanneer ek in karakter is, is ek wie ek innerlik voel ek is," sê Heinrich oor sy karakter, Ironwolf Tempest.

Hy het maar swaar grootgeword, sê Heinrich. Hy was daardie kind in die klas waarvan niemand geweet het nie. En dié wat van hom geweet het, het hom gewoonlik geboelie.

Maar wanneer hy sy wolfpak aantrek, is dié dinge iets van die verlede. Dan het hy selfvertroue.

Dan is hy daardie ou wat hom nie deur enigiets laat onderkry nie.

DAAR was wel furries wat dinge gedoen het wat nie in die samelewing aanvaarbaar is nie, erken Conrad Albertyn (30), 'n lektor van Johannesburg.

"Maar daardie mense het *issues* gehad voor hulle by die furries betrokke geraak het, en ook nadat hulle by die furries weg is. 'n Mens kom agter wanneer iemand 'n kriminele bedoeling het en hulle word dan uitgewerk," sê Conrad.

In Suid-Afrika is daar sowat 1 000 furries. Hulle praat gereeld op aanlyn platforms oor alledaagse dinge, soos die jongste animasierolprente, loopbane en lewensfilosofieë.

Die furries is boonop dierevriende, vertel die groep – tydens hul saamtrek het hulle R12 000 vir 'n hondebeskermingsorganisasie ingesamel.

Dis sy soort mense dié, sê Equifox (27), 'n boukontrakteur van Pretoria. Nie eens sy ouers weet hy is 'n furry nie.

"Die meeste is gewone mense van alle vlakke van die samelewing. Daar is 'n paar *weirdos*, maar hulle ignoreer jy net," sê hy.

"'n Mens voel soos 'n uitgeworpene as jy 'n furry is. Jou karakter is iets wat deel is van jou. Dis iets wat mense nie verstaan nie. Maar tussen ander furries voel jy tuis, want hier is jy nie alleen nie."

En so asof hulle sy woorde wil beaam, krap van die karakters mekaar deernisvol met hul wollerige dierepote. ■




Die leeuwyfie Sudan moet liefs nie sonder handskoene aangevat word nie.